SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 9 MEI 2021

Goeie môre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ________________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik uit op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za, terwyl die teks bulletins by https://sarlnewsbulletin.wordpress.com/ afgelaai kan word. Om by die Mailchimp bulletin e-poslys aan te sluit , stuur 'n e-pos aan die SARL Sekretaris.

In die nuus vandag:

BAIE GELUK MET SID, ZS5AYC

UITSLAE VAN DIE STEMMERY VIR DIE 2021 AJV MOSIES

en

TWEE KOMPETISIES IN DIE WEEK

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

Die SARL Nuusspan wens alle Moeders 'n wonderlike Moedersdag toe.

BAIE GELUK MET SID, ZS5AYC

Op Sondag 2 Mei het Sid, ZS5AYC, Adele, ZS5APT, Craig, ZS6CHT en YD Yolandi Langkrans ZS/MP-029 geaktiveer. Dit is die punt waar Mpumalanga, KwaZulu-Natal en die Vrystaat mekaar kom. Die vier punte vir hierdie aktivering het Sid 1 000 SOTA aktiverings punte besorg en hy word die eerste Suid-Afrikaanse SOTA Berg Bok. Adele, ZS5APT is ook baie naby aan die bereiking van haar Berg Bok status. Welgedaan, Sid!

TIPE GOEDKEURINGS BESPREKING OP DONDERDAGAAND 13 MEI

Die SARL sal weer 'n bespreking voer oor hoe hy by OKOSA sal reageer oor die konsep Tipe Goedkeuringsregulasies. 'n Afskrif van die konsepregulasies getiteld "Draft equipment authorisation regulations" is beskikbaar op www.sarl.org.za. Om aan die bespreking deel te neem, stuur 'n e-pos na artoday@sarl.org.za en 'n skakel sal per e-pos aan jou gestuur word. Die voorgestelde SARL-reaksie sal Donderdagmiddag aan alle deelnemers aan die bespreking gepos word.

UITSLAE VAN DIE STEMMERY VIR DIE 2021 AJV MOSIES

Die stemmery vir die 2021 AJV Mosies het om 23:59 SAT op Maandag 3 Mei gesluit. Slegs 288 lede uit 1 691 lede het hul stemme uitgebring, wat 17,03% stem gee. Baie dankie aan die lede wat gestem het en dank aan die raadslede en ander lede wat die lede aangemoedig het om te stem.

1. Mosie 2021-02. Om notules van die 2019 Algemene Jaarvergadering te ontvang en goed te keur. Stem saam: 262 Stem nie saam nie: 2 Geen stem: 24

2. Mosie 2021-03. Om die ongeouditeerde rekeninge vir die tydperk geëindig 28 Februarie 2021 te ontvang. Stem saam: 260 Stem nie saam nie: 12 Geen stem: 16

3. Mosie 2021-04. Om die voorgestelde begroting vir die jaar geëindig 30 Junie 2022 te ontvang. Stem saam: 278 Stem nie saam nie: 2 Geen stem: 8

4. Mosie 2021-05. Om die voorgestelde ledegelde vir jaar 1 Julie 2021 tot 30 Junie 2022 te ontvang en te bekragtig. Stem saam: 282 Stem nie saam nie: 6 Geen stem: 0

5. Mosie 2021-06. Om C J L Du Plessis Inc (praktyk nr. 902388) weer aan te stel as die Ouditeure vir 2021/2022. Stem saam: 279 Stem nie saam nie: 1 Geen stem: 8

6. Mosie 2021-07. Bykomende lidmaatskap kategorie: Gesinslidmaatskap. Stem saam: 264 Stem nie saam nie: 15 Geen stem: 9

7. Mosie 2021-08. Om die kriteria te hersien om vas te stel watter lede mag registreer en stem op vergaderings wat deur die SARL belê word. Stem saam: 257 Stem nie saam nie: 18 Geen stem: 13

8. Mosie 2021-09. Om die verkiesing van raadslede te bekragtig. Stem saam: 275 Stem nie saam nie: 2 Geen stem: 11

Al die mosies word dus aanvaar.

Jy luister na  nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga

NEUTRON-1 CUBESAT-SPAN HET JOU HULP NODIG!

Die Neutron-1 CubeSat-span is op soek na amateurs regoor die wêreld om hul satelliet probleem te help oplos. "Ons span is van mening dat die satelliet af en toe in die veilige modus gaan, wat kommunikasie bemoeilik. Die satelliet het sedert die ontplooiing 'n operasionele baken, maar die werking daarvan is onreëlmatig. Bakens is deur verskillende amateurs regoor die wêreld en via SatNOGS grond stasies waargeneem. As jy graag wil help, vind die volledige besonderhede op www.amsatsa.org.za/

SARL VOLGENDE GENERASIE BAKEN FONDS STAAN R9 800

Die befondsing inisiatief om fondse in te samel vir die volgende SARL nuwe generasie baken program, geïnisieer deur AMSAT SA, het tot dusver R9 800 ingesamel. Dit is ver van die teiken van R60 000 om 'n baken in die Karoo en die Wes-Kaap te finansier. AMSAT SA en die SARL bedank almal wat tot dusver bygedra het. Help ons om dit te laat geskied deur jou donasie aan die fonds te maak. Besoek www.amasatsa.org.za en lewer jou bydrae deur op een van die betalings knoppies te klik vir 'n donasie van R50, R250 of R1 000. Die

knoppie lei jou na die Payfast-webwerf waar jy jou kredietkaart besonderhede moet invoer. Voeg ook jou roepsein in.

'n Volgende generasie baken bladsy met verslae en video's, sowel as 'n lys van donateurs, is in aanbou en sal volgende week op die SARL- en AMSATSA-webwerf beskikbaar wees. Terwyl ons aan die webblad werk, kan jy die aanbieding van Brian Jacobs tydens die SARL tegniese simposium sien op die volgende skakel https://www.youtube.com/watch?v=k2veD_7CROQ

KOMPETISIE NUUS

Onthou, die RAE-kandidate het jou QSO nodig vir hul assessering.

Die Vroeë Oggendkoffie Naelloop is van 03:00 UTC tot 05:00 UTC (05:00 tot 07:00 SAT) op Woensdag 12 Mei op die lug met foon aktiwiteite op 80 meter. Die uitruiling is jou roepsein, 'n RS-verslag en jou ouderdom. Die QSY-reëls vir Naellope is van toepassing. Jy behaal 2 punte vir 'n QSO met 'n pensioenaris en 1 punt vir 'n QSY met 'n nie-pensioenaris. Logstate slegs in MS Excel-formaat moet teen 23:59 SAT op Maandag 17 Mei per e-pos ingedien word na zs3vdk@webmail.co.za.

Die ZS3 Naelloop is 'n prettige aktiwiteit om kontak tussen radio amateurs in die Noord-Kaap en radio amateurs in Suider-Afrikaanse lande te bevorder en vind plaas op Sondag 16 Mei 2021 van 14:00 tot 15:00 UTC (16:00 tot 17:00 SAT) met GG en foon aktiwiteit. Die uitruiling is 'n RS- of RST-verslag en jou provinsiale of landsafkorting. Logstate moet teen 23:59 SAT op Vrydag 21 Mei 2021 ingedien word per e-pos aan zs3nc@qsl.net. Kry al die reëls op bladsy 81 en 75 van die 2021 Blouboek.

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag gaan wees. Tans is daar geen sonvlekke sigbaar nie. Daar word nie enige sonfakkel aktiwiteit verwag nie. Diegene wat hulle eie frekwensievoorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van twee vir die week gebruik. Radio amateurs kan veral laatmiddag goeie DX openinge op die 15 tot 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die Dagboek van Gebeure vir die volgende paar weke:

Vandag – Moedersdag en die SARL VHF / UHF digitale kompetisie

9 Mei - Moedersdag

12 Mei - Die vroeë oggend koffie naelloop

13 Mei - die Tipe Goedkeurings bespreking

16 Mei - die ZS3 naelloop

19 Mei - die SARL 80 m-klub naelloop

22 Mei - die Radio Amateur Eksamen

29 en 30 Mei - die CQ WPX GG-kompetisie

Om die bulletin mee af te sluit, ‘n opsomming van ons hoof berig:

Op Sondag 2 Mei het Sid, ZS5AYC, Adele, ZS5APT, Craig, ZS6CHT en YD Yolandi Langkrans ZS/MP-029 geaktiveer. Die vier punte vir hierdie aktivering het Sid 1 000 SOTA aktiverings punte besorg en hy word die eerste Suid-Afrikaanse SOTA Berg Bok. Welgedaan, Sid!

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuus diens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die 'news inbox' skakel nie later as die Donderdag wat die bulletin datum vooraf gaan nie.

Luister elke Sondag oggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na "Amateur Radio Today." Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband deur Louis, ZS5LP en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. 'n Heruitsending aangebied deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas.

Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur 'n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na 'n nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, saam gestel deur Dennis Green, ZS4BS, geredigeer deur Deon Erwin, ZS1ZL en gelees deur ....................................

Van die nuus span, die beste wense vir die week vorentoe.